# MATZIKAMA MUNISIPALITEIT

## UITTREKSEL UIT NOTULE VAN RAADSVERGADERING GEHOU OP 29 MEI 2020

### 7.1.1.2 KAPITAAL- EN BEDRYFSBEGROTING 2020/2021 (MTREF 2020/2021-2022/23) (5/2/1/1 – 2020/21 & 5/2/1/2 – 2020/21)

**(BYLAE "B" – Bladsye 7 tot 59, asook begroting verwante bylaes op "Microsoft OneDrive": Burgemeesterskomiteevergadering van 25 Mei 2020)**

### 1. DOEL

Om die finaal voorgestelde kapitaal- en bedryfsbegroting, gewysigde begrotings en verwante beleide, eiendomsbelasting op eiendomme binne Matzikama Munisipaliteit (WC011), tariewe en ander heffings aan die raad voor te lê vir doeleindes van goedkeuring soos vereis deur artikel 24 van die Munisipale Finansiele Bestuurswet ("MFMA").

### 2. AGTERGROND

Die "MFMA" verplig die Raad om ten minste 30 dae voor die aanvang van die nuwe finansiële jaar die begroting goed te keur. Die bedryfsbegroting is opgestel na 'n intensiewe inkomste modelering oefening en is daar baie aandag geskenk aan ander inkomste bronne om sodoende die las van die basiese mandjie van dienste te verlig.

### 3. KOMMENTAAR

Alle direkteure was deel van die oefening en was die behoeftes weereens baie meer as die munisipaliteit se inkomste genererende kapasiteit.

Die "Budget Report 2020/21", die tariefskedule en "Service Delivery Standards" word aangeheg as Bylae "B" op bladsye 7 tot 59 (BK Bylae). Laasgenoemde "Budget Report 2020/21" word saam met die volgende begroting verwante bylaes ook elektronies op "Microsoft OneDrive" geplaas: "Annexure A (A Schedules), Annexure B (Tariffs), Annexure C (Budget Policies), Annexure D (Service Delivery Standards) and Annexure E (Budget related circulars)".

### 3.1 KAPITAALBEGROTING

Die totale kapitaalbegroting vir **2020/2021** beloop **R88,118 miljoen** en die totale aanwending van die kapitaal oor die drie begrotingsjare beloop **R209,163 miljoen**.

Die strategie met die oefening van tariewe bepaling was om te verseker dat handels- en ekonomiese dienste ten minste 'n surplus toon oor die volgende 3 jaar wat nie altyd die situasie was in die verlede nie en ook dat onnodige uitgawes uitgewis word. Laasgenoemde is belangrik aangesien basiese dienste tariewe kapitaal spandering op die dienste moet befonds en om te verseker dat die munisipaliteit op 'n volhoubare wyse dienste lewer.

Vanweë die feit dat die munisipaliteit 'n wetlike plig het om basiese dienste te lewer en dat geen reserwes opgebou was nie, word kapitale spandering hoofsaaklik befonds met nasionale en provinsiale toekennings waarvan die grootste aanwending van die fondse vir

infrastruktuur uitbreidings en vervangings is om te verseker dat dienste op 'n volhoubare basis gelewer word en infrastruktuur nie verval nie.

Dit onderstreep ook verder dat die Raad alle beskikbare fondse wat hom toekom moet verkry anders kan daar nie volgehou word met die huidige befondsing van projekte nie.

**3.2 BEDRYFSBEGROTING**

Die totale salaris begroting styg vanaf **R160,529 miljoen na R169,420 miljoen** aangesien daar begroot moet word vir verhogings in salarisse en ook verhogings in ander byvoordele soos mediese fonds en pensioen bydraes, waaroor hierdie munispaliteit geen beheer het nie, asook nuwe kritiese poste wat gevul moet word.

Vir verdere besonderhede, verwys asseblief na die hoof bedryfsuitgawe items in die begrotingsverslag en na die tabelle.

Die bedryfsbegroting verhoog vanaf **R395,608 miljoen** na **R 402,270 miljoen** wat 'n **1.6%** verhoging teweeg bring. Laasgenoemde sluit die operasionele nasionale en provinsiale subsidies in en is dit duidelik dat hierdie munisipaliteit daarna streef om die totale groei van die begroting met ander bronne binne die perke van die Reserwe Bank se beleidsraamwerk te hou.

Die gedetailleerde begrotingsvorms (A Schedules) wat deur die Begrotingsregulasies voor-geskryf word, word elektronies as "Bylae A" van die begrotingsdokumente op "Microsoft OneDrive" geplaas.

Die gemiddelde tariefverhoging beloop 5.3% . Dit is steeds nodig om hierdie tariefverhoging bo die riglyntariefaanpassing te hou om te voorkom dat die dienste teen 'n tekort bedryf word en die vereiste om te verseker dat surplusse realiseer om toekomstige opknapping en vervanging van kapitaal te befonds.

Die gemiddelde aanpassing aan basiese tariewe en die belasting koers is as volg verhoog:

| | |
|---|---|
| Erf belasting | : 0% |
| Vullisverwydering | : 8% |
| Riool | : 4.5% |
| Water | : 8% |
| Elektrisiteit | : 6.22% |

Omdat daar die afgelope paar jaar byna geen groei in enige van die dorpe was nie, raak dit al hoe moeiliker om tarief stygings te beperk, omdat daar geen addisionele inkomste verkry word nie. Die belasting en inkomste basis van Matzikama is baie klein en word dit al hoe meer krities dat vermorsing en onnodige uitgawes uitgewis word. Hieronder volg die Wes-Kaap se ekonomiese uitkyk en is dit duidelik dat ons ekonomiese situasie swak daaruit sien en verg dit dat ons baie verantwoordelike finansiële besluite neem om vir die langtermyn te voorsien.

**Die volgende eksterne faktore word belangrik geag gegewe die mandaat van munisipaliteite:**

*I. Slegter ekonomiese groei oor die MTREF*
*II. Volhoubare werkskepping onder druk en 'n uitdaging*
*III. Corona Virus Epidemie*
*IV. Generering van inkomste onder druk*

**EKONOMIESE UITKYK: GROEIKOERS IN PERSENTASIE (%)**

| | 2020 | 2021 | 2022-2024 |
|---|---|---|---|
| Wereld Ekonomie | 3.3 | 3.4 | 3.6 |
| Suid Afrika | 0.7 | 1.5 | 1.7 |
| **Wes-Kaap Provinsie** | **0.9** | **1.3** | **1.6** |

Die volledige tariewelys word as Bylae "B" van die begrotingsdokumente op "Microsoft OneDrive" geplaas.

**3.3 BELEIDE**

Dit is nodig dat die volgende finansiële beleide ingevolge die "MFMA" saam met die begroting voorgelê word:

3.3.1 Tarief Beleid: Ongewysig
3.3.2 Eiendomsbelasting Beleid: Gewysig
3.3.3 Kredietbeheer Beleid: Gewysig
3.3.4 Deernis Beleid: Gewysig
3.3.5 Infrastruktuur Aankope en Aflewering Bestuurs beleid: Gewysig
3.3.6 Kontant Bestuur en Beleggingsbeleid: Ongewysig
3.3.7 Voorsieningskanaalbestuursbeleid: Gewysig
3.3.8 Voorkeurverkrygingsbeleid : Ongewysig
3.3.9 Bate Bestuursbeleid: Gewysig
3.3.10 Befondsing en Reserwe Beleid: Ongewysig
3.3.11 Skuld Beleid: Ongewysig
3.3.12 Reis en Verblyf Beleid: Ongewysig
3.3.13 Virement Beleid: Ongewysig
3.3.14 Begrotingsimplemetering en Moniteringsbeleid: Ongewysig
3.3.15 Verhuring van karavaan/kampeerstaanplekke en chalets in Matzikama munisipale Gebiede: Gewysig

Die beleide word elektronies as "Annexure C" van die begrotingsdokumente op "Microsoft OneDrive" geplaas.

**4. IMPLIKASIES**

**4.1 PERSONEEL**

Soos bespreek.

**4.2 REGS**

Soos voorgeskryf deur Hoofstuk 4 (Munisipale Begrotings, Artikels 15 van 33) van die Wet op Plaaslike Regering: Finansiële Bestuur, Wet 56 van 2003.

**4.3 FINANSIEEL**

Soos bespreek.

**4.4 TEGNIES**

Geen.

## 5. KOMMENTAAR DEUR MUNISIPALE BESTUURDER

Dat die 2020/2021 finansiële jaar hoë-vlak begroting, insluitende die 3 jaar kapitaalbegroting vir die tydperk 2020/2021 tot 2022/2023, die 2020/2021 bedryfsbegroting, belastingkoerse, dienste tariewe en finansiële beleide, soos voorgelê, goedgekeur word.

## 6. AANBEVELINGS DEUR DIE BURGEMEESTER

Dat-

(1) die hoë-vlak begroting vir die 2020/2021 finansiële jaar soos vervat in die aangehegte Begrotingsverslag, goedgekeur word;
(2) die 3-jaar kapitaalbegroting vir 2020/2021, 2021/2022 en 2022/2023 soos vervat in die "A Schedules" (Annexure "A" op "Microsoft OneDrive"), goedgekeur word;
(3) die jaarlikse begrotings tabelle soos vereis deur die Begrotings en Rapporterings Regulasies en uiteengesit in die "A Schedules" ("Annexure A" op "Microsoft OneDrive") soos na verwys word in deel 1.7 in van die Begrotingsverslag, goedgekeur word;
(4) die eiendomsbelasting koerse en heffings op eiendomme binne Matzikama Munisipaliteit (WC011), tariewe, tarief strukture en heffings vir water, elektrisiteit, vullis verwydering, sanitasie en ander munisipale dienste en heffings soos uiteengesit in "Annexure B" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word;
(5) die begroting verwante beleide soos vervat in "Annexure C" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word;
(6) die dienslewering standaarde vir 2020/2021 soos uiteengesit in "Annexure D" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word.

**VOORGELÊ VIR OORWEGING**

*Agenda item opgestel deur die Waarnemende Direkteur Finansiële Dienste*

**BURGEMEESTERSKOMITEEVERGADERING: 25 MEI 2020**

Die Waarnemende Direkteur Finansiële Dienste, mnr ER Alfred doen 'n "slideshow" voorlegging oor die voorgestelde 2020/2021 kapitaal- en bedryfsbegroting.

Rdl MM Bains verneem hoedat Matzikama Munisipaliteit met ander munisipaliteite vergelyk ten opsigte van kredietbeheer, oor die kapasiteit van die kredietbeheerafdeling en waarom die betaling van krediteure nie heeltemal betyds geskied nie.

Die Waarnemende Direkteur Finansiële Dienste, mnr ER Alfred verduidelik dat betreffende kredietbeheer, Matzikama Munisipaliteit beter af is as heelwat ander munisipaliteite en dat die betaling van krediteure verkeerdelik geïnterpreteer kan word weens bestellingdatum teenoor faktuurdatum en oor geld wat spandeer is vir ander doeleindes.

Rdl DD Jenner versoek dat 'n verslag wat oortydwerk en -uitgawes per afdeling / departement aandui, beskikbaar gestel word vir beter kontrole en die vermindering daarvan.

Die Waarnemende Munisipale Bestuurder, mnr AI Hendricks wens die Waarnemende Direkteur Finansiële Dienste, mnr ER Alfred en sy helpers geluk met die begroting wat voorgelê is. Hy noem dat die "benchmark" Task implementering 'n groot impak op die personeeluitgawe / kontantvloei tot gevolg gehad het en moontlik personeelvermindering tot gevolg kan hê. Hy noem ook dat groei in die privaatsektor die dryfveer van ekonomiese groei en beter finansiële toestande moet wees. Hy noem verder dat verkeersbeamptes in skofte moet werk om oortydwerk en -uitgawes te verminder en dat die verkeersafdeling meer sal moet doen om inkomstes te genereer. Hy noem ook dat die tariefstruktuur ondersoek sal moet word om die begroting heeltemal kontant befonds te kry.

Rdl DD Jenner noem dat hy te veel munisipale voertuie sien wat onnodig rondry en dat brandstofkostes met beter kontrole verminder kan word.

Rdl AW Links noem ook dat minder brandstofkostes van munisipale voertuie, die herinstelling van die betaling van privaat telefoonoproepe en minder voertuigtoelaes aan amptenare, kan help om kostes te bespaar.

Rdl MM Bains sluit af met die aanhaling: *"Adjust your plans when we need to change"*.

**AANBEVELING DEUR DIE BURGEMEESTER AAN DIE RAAD**

Dat-

(1) die hoë-vlak begroting vir die 2020/2021 finansiële jaar soos vervat in die aangehegte Begrotingsverslag, goedgekeur word;
(2) die 3-jaar kapitaalbegroting vir 2020/2021, 2021/2022 en 2022/2023 soos vervat in die "A Schedules" (Annexure "A" op "Microsoft OneDrive"), goedgekeur word;
(3) die jaarlikse begrotings tabelle soos vereis deur die Begrotings en Rapporterings Regulasies en uiteengesit in die "A Schedules" ("Annexure A" op "Microsoft OneDrive") soos na verwys word in deel 1.7 in van die Begrotingsverslag, goedgekeur word;
(4) die eiendomsbelasting koerse en heffings op eiendomme binne Matzikama Munisipaliteit (WC011), tariewe, tarief strukture en heffings vir water, elektrisiteit, vullis verwydering, sanitasie en ander munisipale dienste en heffings soos uiteengesit in "Annexure B" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word;
(5) die begroting verwante beleide soos vervat in "Annexure C" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word;
(6) die dienslewering standaarde vir 2020/2021 soos uiteengesit in "Annexure D" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word.

**VOORGELÊ VIR OORWEGING**

**RAADSVERGADERING: 29 MEI 2020**

Die Burgemeester, rdl MM Bains lewer haar begrotingstoespraak ten opsigte van die 2020/2021 kapitaal- en bedryfsbegroting, aangeheg as Bylae "A" op bladsye 46 tot 48 van hierdie notule.

Rdl NS Louw noem dat hy bly is dat erfbelasting in hierdie reeds moeilike finansiële tye nie verhoog is nie, maar verneem na die 8% tariefverhoging ten opsigte van vullisverwydering en waterverskaffing en vra of LORWUA ook hulle watertariewe

verhoog het. Hy noem ook dat die wysigings van betrokke beleide nie op "Microsoft OneDrive" gesien kon word nie.

Die Waarnemende Direkteur Finansiële Dienste, mnr ER Alfred en die Direkteur Korporatiewe Dienste, mnr W Conradie antwoord rdl NS Louw se vraag en opmerking kortliks.

Rdl XP Tshetu verneem na die toegang van die gemeenskap tot "Smart" water- en elektrisiteitmeters en die Waarnemende Direkteur Infrastruktuurdienste, mnr BP Ovis antwoord dat die "Smart" meters slegs ten opsigte van water is en nie ten opsigte van elektrisiteit nie.

Rdl NS Louw versoek 'n koukus om 12:42 en die vergadering hervat weer om 12:50.

Rdl NS Louw noem dat die DA-komponent van die raad se grootste probleem met die begroting die publieke deelname proses is, wat na hul mening nie voldoende was nie. Hy noem verder dat portefeuljekomiteevergaderings oor die begroting ook nie plaasgevind het nie en derhalwe kan die DA-komponent van die raad nie die aanbevelings vir die goedkeuring van die begroting ondersteun nie.

Rdl XP Tshetu noem dat hy as EFF-raadslid ook nie die aanbevelings ondersteun nie.

Uitgesonderd die vyf (5) DA-komponent raadslede en die een (1) EFF raadslid, aanvaar die ander nege (9) raadslede teenwoordig die volgende besluit eenparig:

**BESLUIT**

Dat-

(1) die hoë-vlak begroting vir die 2020/2021 finansiële jaar soos vervat in die aangehegte Begrotingsverslag, goedgekeur word;
(2) die 3-jaar kapitaalbegroting vir 2020/2021, 2021/2022 en 2022/2023 soos vervat in die "A Schedules" (Annexure "A" op "Microsoft OneDrive"), goedgekeur word;
(3) die jaarlikse begrotings tabelle soos vereis deur die Begrotings en Rapporterings Regulasies en uiteengesit in die "A Schedules" ("Annexure A" op "Microsoft OneDrive") soos na verwys word in deel 1.7 in van die Begrotingsverslag, goedgekeur word;
(4) die eiendomsbelasting koerse en heffings op eiendomme binne Matzikama Munisipaliteit (WC011), tariewe, tarief strukture en heffings vir water, elektrisiteit, vullis verwydering, sanitasie en ander munisipale dienste en heffings soos uiteengesit in "Annexure B" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word;
(5) die begroting verwante beleide soos vervat in "Annexure C" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word;
(6) die dienslewering standaarde vir 2020/2021 soos uiteengesit in "Annexure D" op "Microsoft OneDrive", goedgekeur word.







**MATZIKAMA**
**Munisipaliteit** **Municipality**
**Posbus 98** **Tel: 027 201 3300**
**Vredendal, 8160** **Faks/Fax: 027 213 3238**

**TOESPRAAK VAN DIE UITVOERENDE BURGEMEESTER, RDL M BAINS: 2020/2021 KAPITAAL- EN BEDRYFSBEGROTING**




Geagte Speaker
Onderburgemeester
Burgemeesterskomiteelede
Raadslede
Munisipale Bestuurder
Direkteure

Dit is my voorreg en eer as Uitvoerende Burgemeester en my plig om ingevolge Artikel 16 (2) van die Wet op Munisipale Finansiële Bestuur die 2020/2021 Kapitaal- en Bedryfsbegroting (2020/2021 to 2022/2023 Medium Termyn Inkomste en Uitgawe Raamwerk) aan die raad ter tafel te lê.

Aangesien hierdie begroting die voorgestelde finansiële plan vir die volgende 3 jaar insluit, het dit natuurlik 'n impak op die gemeenskap as geheel en dit is dus uiters belangrik om die gemeenskap te raadpleeg om bewustheid te skep en om gesamentlike eienaarskap en verantwoordelikheid te ondersteun in die bestuur van die munisipaliteit se finansiële sake.

Die inperking deur Covid-19 kom te midde van reeds haglike makro-ekonomiese toestande wat Suid-Afrika in 'n tegniese resessie laat daal het terwyl die vertroue van verbruikers en sakeondernemings afgeneem het. Aan die einde van Maart 2020 het Moody die soewereine kredietwaardigheid van Suid-Afrika tot sub-beleggingsgraad geklassifiseer.

Die werkloosheid in Matzikama het die afgelope paar jaar geen teken van afname getoon nie. Sedert 2008 neem die werkloosheidsyfer matig toe in die gebied en bereik dit 17,7 persent in 2018. Hierdie syfer is aansienlik hoër as die distrikskoers van 10,7 persent in 2018. Met betrekking tot die streeksperspektief het Matzikama die tweede grootste werkloosheidskoers na Saldanhabaai (15,7 persent).

Die begroting handel hoofsaaklik oor die keuses wat die munisipaliteit moet maak tussen mededingende prioriteite en fiskale realiteite. Die uitdaging is om meer te doen met die beskikbare hulpbronne. Ons moet gefokus bly op die effektiewe lewering van die kern munisipale dienste deur die toepassing van doeltreffende en effektiewe diensleweringsmeganismes.

Die Munisipale Begrotings- en Verslagdoeningsregulasies skryf 'n nuwe formaat en inhoud van die jaarlikse begroting en ondersteunende dokumentasie voor. Hierdie regulasies het op 1 Julie 2009 in werking getree. Die jaarlikse begroting moet aan die raad voorgelê word in ooreenstemming met hierdie nuwe regulasies tesame met MFMA Omsendbrief Nr 99.

Die saamgestelde jaarlikse begroting kan soos volg opgesom word.

**Buitengewone Provinsiale Koerant Nr 8217 gedateer 10 Maart 2020**

- Wes-kaapse Finansiële Bestuurskapasiteitsbou toekening van R401 000.

- Menslike Nedersettingsontwikkelingstoekenning van R19 miljoen.
- Vervangingsbefondsing vir Biblioteke van R4.7miljoen.
- Gemeenskapsbiblioteekdienste toekenning van R3.4 miljoen.
- Paaie ondersteuningstoekenning van R 90 000.
- Toekenning aan Thusong-Dienssentrums van R150 000.
- Gemeenskapsontwikkelingswerkers bedryfsondersteunings toekenning van R94 000

**Staatskoerant Nr 43025 gedateer 17 Februarie 2020**

- Equitable Share van R60.7 miljoen.
- Finansiele bestuur toekenning van R1.5 miljoen.
- Munisipale Infrastruktuur toekenning van R31.1 miljoen.
- Waterdiens Infrastruktuur toekenning van R47 miljoen.
- Geïntegreerde Nasionale Elektrifiseringsprogram van R0.8 miljoen.
- Uitgebreide publieke werke Program van R1.9 miljoen.

**Die inkomste begroting het in totaal met R7 miljoen gestyg (1.8%) en kan as volg opgesom word:**

- Eiendomsbelasting - R62.3 miljoen
- Diensteheffings - R204 miljoen
- Rente verdien uitstaande Debiteure - R5.2 miljoen
- Verkeers Boetes - R17.3 miljoen in terme van iGRAP1
- Verkeers Agentskapdienste - R4.1 miljoen

**Die uitgawe begroting het in totaal met R6.2 miljoen gestyg (1.7%) en kan as volg opgesom word:**

- Werknemersverwante koste - R169.4 miljoen
- Raadslede vergoeding - R7.2 miljoen
- Finansieringskoste - R8.1 miljoen
- Grootmaat elektrisiteit en water aankope - R 101.1 miljoen
- Gekontrakteerde dienste - R17.5 miljoen

**Top Tien Kapitale Projekte**

1. Vredendal Suid WWTW - R15.8 miljoen
2. Klawer: Opgradering van sportsfasiliteit - R10 miljoen
3. Vredendal Pompstasies Fase 2 - R9,7 miljoen
4. Papendorp Oksidasiedamme en Rioolhoof styglyn - R7.3 miljoen
5. Bitterfontein: Wateropberging en rioolverwante opgraderings: Rietpoort, Molsvlei, Stofkraal & omliggende areas - R6.5 miljoen
6. Klawer Behuising - R5 miljoen
7. Koekenaap: Paaie en Stormwater Fase 1.1 - R4.6 miljoen

8. Vanrhynsdorp: Opgradering Maskamsig strate - R4.5 miljoen
9. Lutzville- uitkyk : Opgradering Paaie en Stormwater - R4.4 miljoen
10. Bitterfontein, Rietpoort and Nuwerus Pompstasies - R3.7 miljoen

**Tariewe**

Tariewe is in lyn soos voorgeskryf in MFMA Omsendbrief Nr 99 gedateer 9 Maart 2020.

Geen verhoging in eiendomsbelasting tariewe. Belasting korting word ook gegee aan pensionarisse en Landbou eiendomme.

Water tariewe verhoog met 8%.

Elektrisiteit tariewe in konsep begroting verhoog met 6.22% in lyn met NERSA riglyne

Vullisverwydering verhoog met 8% .

Riooldienste verhoog met 4.5%.

Vakansieoorde en algemene tariewe verhoog met 4.5%.

**Deerniskliente**

Die armes van die armes kry die volgende gratis dienste vanaf die munisipaliteit:

50 eenhede gratis elektrisiteit
10 Kiloliter gratis water
Vrystelling op eiendomsbelasting tot en met 'n waarde van R 120 000.
100% afslag op riool
100% afslaf op vullisverwydering

Een van die belangrikste funksies van politieke leierskap en strategiese bestuur is om bykomende fondse te verkry deur proaktiewe beplanning van projekte en die indien van sakeplanne aan provinsiale en nasionale regeringsdepartemente. Die administrasie is positief dat hulle die kapitaalbegroting kan spandeer op die broodnodige kapitaalprojekte om die lewensgehalte van ons inwoners te verbeter.

Geagte Speaker, hiermee lê ek formeel die aanbevelings in die item wat voor die Raad dien, aan die Raad voor, vir oorweging en goedkeuring van die jaarlikse begroting vir die periode 2020/2021 tot 2022/2023.